114

# PSALM 114

Toe Is - ra - el weg uit E -gip-te trek,
het Ju - da sy be - sit ge - word,
en Is - ra - el het sy ge-wy - de plek,
sy mags-ge - bied en land ge - word.

1 2 3 4

X Lied :

2.

Die see het voor Hom
op die vlug geslaan
en t'ruggedraai het die Jordaan.
Die berge het soos
ramme rondgespring,
soos lammers in verwondering.

3.
Wat laat jou, see,
van Israel af vlug,
en hoe, Jordaan, draai jy dan t'rug,
wat is dit wat jul in beroering bring,
wat, berge, rante, laat jul spring?

4.
Die aarde bewe
as die Heer verskyn,
Hy wat oor berg en see regeer.
Die rots word kuil,
die klip word 'n fontein.
Dis alles onder sy beheer.